SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 27 DESEMBER 2020

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE DESEMBER RAE UITSLAE

OOSTENRYK ONTVANG 60 M EN 630 M AS KERSGESKENK

en

TWEE JAAR LANK AKTIWITEITE BEGIN OP 1 JANUARIE 2021

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE DESEMBER RAE UITSLAE

Alle OKOSA-lisensies, HAREC- en HF-sertifikate, insluitend die verwelkomings brief, is per e-pos gestuur aan elke kandidaat wat aan al die vereistes voldoen. Daar is twee kandidate wat in kennis gestel is, wat hul HF-assessering mis, sodat hulle nie hul roepseine en dokumentasie ontvang nie. Dit het alles binne 17 dae na die eksamen plaasgevind. 'n Groot woord van dank aan OKOSA vir die feit dat die lisensies op rekordtyd uitgereik is.

DIE ARRL KINDERDAG

Die ARRL Kinderdag is 'n foon gebeurtenis op Saterdag 2 Januarie. Die uitruiling vir hierdie geleentheid is naam, ouderdom, plek en gunsteling kleur, en deelnemers sal sekerlik enige kontak verwelkom. Kry al die inligting op www.arrl.org/kids-day

OOSTENRYK ONTVANG 60 M EN 630 M AS KERSGESKENK

Claus, OE6CLD, die HF-bestuurder van die Oostenrykse nasionale amateur radio vereniging, OeVSV, deel ons mee dat die Oostenrykse reguleerder, BMVIT, toegang tot die 60- en 630 m-bande vir alle CEPT Klas 1-lisensiehouers verleen het. "Dit het 'n tydjie (3 jaar) geneem, maar ons het 'n lekker Kersgeskenk van die Oostenrykse BMVIT gekry."

60 m/5 MHz is die WRC-15 amateur sekondêre toewysing van 5 351,5 - 5 366,5 kHz teen 15 W EIRP (Voetnota 5.133B). 630 m is die MF Sekondêre Toewysing van die vorige WRC-12 van 472 - 479 kHz teen 1 W EIRP. Die maksimum

bandwydte is volgens die bepalings van die Oostenrykse amateur lisensie (AFV). Meer besonderhede kan op die OeVSV-webwerf www.oevsv.at/home/ gevind word.

[Dankie aan Paul Gaskell, G4MWO, die redakteur van die 5 MHz nuusbrief]

DIE JANUARIE 2021 RADIO ZS

Die Januarie 2021 uitgawe van Radio ZS sal vanaf Dinsdag 29 Desember beskikbaar wees om af te laai. In hierdie uitgawe word gekyk na die 4 meterband en 'n 4-element Yagi vir die 8 meterband. Ons vra wat die Wêreld se grootste stokperdjie is en Chris, ZS6GM vertel oor die Wonderlike Wêreld van Amateur Radio. Daar is planne vir 'n verskeidenheid van 2 meter antennas en 'n instrument om draad antennes op te hang. Wetenskaplikes meen dat hulle radiouitsendings van 'n vreemde wêreld opgespoor het en dat ons Son 'n nuwe siklus binne getree het. Dit en meer in die Januarie-uitgawe.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

VOORTPLANTINGS BERAAD 2021

Tim, K3LR, voorsitter van die Kompetisie Universiteit, skryf, " Kompetisie Universiteit bied op 23 Januarie 2021 'n Voortplantings Beraad 2021 aan wat begin om 11:00 EST om 18:00 SAT. 'n Uiteensetting van die program is op die webwerf http://contestuniversity.com/ beskikbaar. Die registrasie skakel vir die Beraad is ook op die webblad en as bonus skenk Icom America 'n IC-705 wat toegeken sal word aan 'n deelnemer van die aanwesiges op die Zoom konferensie. Die persoon se naam/roepsein getrek moet teenwoordig wees op Zoom om te wen. Hoop jy kan op 23 Januarie 2021 by ons aansluit! "

DIE 2021 SARL-DAGBOEK VAN GEBEURE EN KOMPETISIE HANDLEIDING

Weergawe 1.1 van die 2021 SARL Dagboek van Gebeure en Kompetisie Handleiding is beskikbaar vir aflaai vanaf die liga-webwerf. Die twee dokumente is saamgevoeg in een dokument van 85 bladsye. Baie dankie aan die Highway ARK vir die lys van hul klub aktiwiteite.

TWEE JAAR LANK AKTIWITEITE BEGIN OP 1 JANUARIE 2021

Die CQ DX Marathon is 'n jaarlange DX-jag, met deelnemers wat meeding om te sien wie die grootste aantal lande ("entiteite") en CQ-sones gedurende die kalenderjaar kan werk. Die 2021-uitgawe begin om 00:00 UTC op Vrydag 1 Januarie en eindig om om 23:59 UTC Vrydag 31 Desember. Volledige besonderhede kan gevind word by www.dxmarathon.com/.

Die True Blue DXers Club kondig 'Bands Alive' aan, 'n jaarlange 'ultramarathon' wat aangebied word vanaf 1 Januarie tot 31 Desember 2021. Deelname is oop vir alle amateurs: jy hoef nie vir TBDXC lidmaatskap aansoek te doen nie, maar jy moet vir die marathon registreer op die toegewyde afdeling van die TBDXC-webwerf by https://www.tbdxc.net/marathon. Die amptelike

registrasie word op Donderdag 31 Desember geopen, sodat almal vanaf 00:00 UTC op Vrydag 1 Januarie 2021 kan begin om hul uitslae in te skryf.

KOMPETISIE NUUS

Die individuele tellings vir die SARL 95 40 m Klub Naelloop is beskikbaar in HF Happenings 930. Die verkeerde tellings is in SARL Nuus van Sondag 20 Desember gepubliseer - nie al die kolomme in die Excel-sigblad is saamgetel nie!

1ste Karin, ZS6MMA - 606 punte

2de Woody, ZS3WL - 450 punte

3de Romeo, ZS6ARQ - 438 punte

4de Sid, ZS5H - 416 punte

5de Simone, ZS6SIM - 394 punte

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Daar is hierdie week geen voortplantingsvoorspelling nie, maar dit beteken nie dat daar geen voortplanting is nie! Kom op die lug en wees aktief!

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

31 Desember - die einde van die YOTA-maand en die CQ DX-marathon

1 Januarie 2021 - Nuwejaarsdag en die begin van die 2021 CQ Marathon en die Bands Alive Ultra-Marathon

2 Januarie – die ARRL Kinderdag en die Durban ARK-vergadering

2 en 3 Januarie - die Quadrantids meteoorreën en die ARRL RTD Roundup

11 Januarie - die Wesrand klub vergadering

13 Januarie – Namibiese skole open

15 tot 17 Januarie - die PEARS Nasionale BHF/UHF-kompetisie

23 Januarie - die Voortplantings Beraad

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Alle OKOSA-lisensies, HAREC- en HF-sertifikate, insluitend die verwelkomings brief, is per e-pos gestuur aan elke kandidaat wat aan al die vereistes voldoen. ’n Groot woord van dank aan OKOSA vir die feit dat die lisensies op rekordtyd uitgereik is.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding deur Louis, ZS5LP op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy, ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die nuus span, ‘n Voorspoedige Nuwejaar!